# PSALM 88

O God, wees U my hulp.

Ek roep U el - ke dag,

help my en hoor my al-tyd-deur;

ek roep U nag vir nag.

2.
Laat smeek my nie vergeefs,

hoor, Here, as ek vra.

My swaarkry is vir my te veel,

meer as wat ek kan dra.

3.
Die dood omring my, Heer,

van alle kante af;

ek vat al aan die doderyk

met een voet in die graf.

4.
Diep in die put soek ek:

Waar, Here, is u hand?

By dié aan wie U ophou dink,

o Heer, het ek beland.

88

5:

U gramskap is te swaar,

u golwe breek oor my;

ek het afskuwelik geword

vir dié wat my vermy.

6.
Ek roep, ek sit gevang,

met oë sonder glans;

ek steek my hande uit na U

maar sien geen uitkomkans.

7.
Kan dooies, Heer, U loof?

Kan hulle regop staan?

Word in dié plek van U vertel

daar waar die mens vergaan?

88

8.
Vertel hul van u trou,

u liefde en u mag,

u redding uit vergetelheid,

die donker dood se nag?

9.
Vroeg soggens bid ek reeds
en roep U in my nood.
Waarom trek U, my God, U t'rug,
waarom word ek verstoot?



Ek is al ra - de - loos.



Ek kwyn om - dat ek ly;



van jongs af dra ek hier-die las.



U gramskap teis - ter my.

11.
U skrik vernietig my;

dit kom soos water aan.

U laat die mense wat my ken

ver op 'n afstand staan.

12.
U vloed van toorn, o Heer,

kom alkant oor my stoot.

Ek het as donker metgesel

die duister van die dood.